SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 19 MEI 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 in Afrikaans en om 08:30 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

DIE EERSKOMENDE RAE

NUWE SARL-LEDE

IRS AFLOSSPAN 4 BEëINDIG SUKSESVOLLE REEKS ARISS SKOOLKONTAKTE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander interessante nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

DIE EERSKOMENDE RAE

Die volgende RAE vind plaas op eerskomende Donderdag 23 Mei.

Dit is moontlik die laaste RAE dat die slaagsyfer vasgestel bly op 40% per vraestel met 'n gemiddelde van 50% om te slaag. Die nuwe slaagsyfer van 50% per vraestel met 'n gemiddeld van 65% om te slaag sal eers na die ndertekening van die nuwe regulasies in werking tree.

Die SARL maak ook van hierdie geleentheid gebruik om al die kandidate vir die komende RAE voorspoed met die eksamen toe te wens. Eksamennommers, asook eksamensentruminligting is reeds op Donderdag 2 Mei aan alle kandidate gepos. Hierdie inligting is ook op die SARL webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar. Saam met die eksamennommer is ook 'n lisensieaansoekvorm gepos. Kandidate moet hierdie vorm volledig voltooi en aan die toesighouer by die eksamensentrum oorhandig.

Kandidate word versoek om seker te maak van die fisiese adres van sy/haar betrokke eksamensentrum. Die eksamen begin stiptelik om 19:00. Kandidate word

aangeraai om reeds teen 18:45 by die eksamensentrum aan te meld. Kandidate moet sy/haar ID-dokument en eksamennommer saambring asook die nodige skryfbehoeftes en 'n sakrekenaar. Kandidate wat nie oor 'n ID-dokument beskik nie, moet sy/haar geboortesertifikaat saambring. Antwoordstelle mag slegs in ink beantwoord word.

BYVOEGING TOT VOORLOPIGE UITSLAE VIR MAART 2002 BHF/UHF WEDSTRYD

Die puntetelling van ZS4NS is nie in die voorlopige uitslae wat verlede week aangekondig is in die kategorie Vaste Stasie, Multimodus ingesluit nie aangesien dit met die virusprobleem by ZS5JF verlore geraak het. Dit is nou ontvang en beloop 11547 punte. ZS4NS beklee dus tans die vyfde posisie in hierdie kategorie.

NUWE SARL-LEDE

Die SARL verwelkom graag die volgende amateurs wat onlangs by die liga aangesluit het en vertrou dat hulle 'n aangename en vrugbare verbintenis met SARL sal hê:

ZR6AWQ Craig Gilverwell; ZR1VR L M van Riel; ZR6GJJ Gawie Basson; ZS5ZA Michael Henry Schleyer; ZS6-0194 Carel Oberholzer; ZR1ATC Adriaan Ten Cate; ZR1JMS James Henry Wilmot; ZS6WPX André van Wyk.

QSL-BURO

Die QSL buro is nou volledig oorgeskuif na die NARS. Die SARL verneem graag van enige amateurs wat SARL-lede is en in die omgewing van die NARS (Randburg ens) woon en wat bereid is om te help met die sortering van QSL-kaarte. Dit is veral kaarte wat na buitelandse QSL-buro's gestuur moet word, wat tans aandag nodig het. Enigiemand wat hiermee kan help word gevra om asb in aanraking te kom met Fritz Sutherland, ZS6ASF, by 012 997 1114 of by 083 304 0028. U hulp sal baie hoog op prys gestel word.

RADIO ZS

Die Mei-Junie uitgawe van Radio ZS is tans by die drukker en daar word verwag dat dit gedurende die laaste week van hierdie maand gepos sal word.

RAADSVERGADERING

Die volgende vergadering van die SARL-Raad sal op 25 Mei by nie NARS plaasvind en dit begin om 08:30 die oggend.

IRS AFLOSSPAN 4 BEëINDIG SUKSESVOLLE REEKS ARISS SKOOLKONTAKTE

AmateurRadio op die Internasionale RuimteStasie (ARISS) skoolkontakte sal vir 'n aantal weke onderbreek word. Ruimtevaarder Dan Bursch, KD5PNU, het die laaste QSO voltooi van 'n reeks grootliks suksesvolle ARISS skoolkontakte deur

lede van aflosspan 4. Die laaste kontak was met studente van die Bordertown Skool in Bordertown, Australië.

Bursch het die studente meegedeel om die beste gebruik van hul opleiding te maak ten einde hul drome en doelwitte te bereik.

Tony Hutchison, VK5ZAI, in Suid-Australië was die skoolmentor en seremoniemeester vir die gebeurtenis wat moontlik gemaak is deur middel van 'n WorldCom telekonferensiekring met Gerald Klatzko, ZS6BTD, in Suid-Afrika.

ARISS skoolkontakkoördineerder Tim Bosma, W6ISS, het van die geleentheid gebruik gemaak om almal wat betrokke is om hierdie en die ARISS skoolkontakprogram 'n sukses te maak te bedank. Bosma het gesê: "U ondersteuning vir hierdie opvoedkundige program maak dit moontlik vir studente om met ruimtevaarders te praat en opgewonde te raak aangaande loopbane in die wetenskap. Hierdie is 'n eenkeer-in-die-lewe ondervinding vir die studente, onderwysers en ouers, en dit maak 'n verskil".

ARISS skoolkontakte sal in laat Junie hervat word nadat die Ekspedisie 5 bemanning van bevelvoerder en VSA ruimtevaarder Peggy Whitson, KC5ZTD, en Russiese ruimtevaarders Valeri Korzun en Sergei Treschev hulle aan boord van die IRS tuisgemaak het.

IARU STREEK 1 BAKENNUUS

Baie amateurs sal verheug wees om te verneem dat QRP-bakens wat sedert 1993 in die Suid-Kaap op die lug was, maar vir die laaste jaar QRT was, weer terugkom op die lug. Die 3586 kHz-sein kon sedert 13 Mei weer gehoor word en die 10125 en 1817 kHz-seine sal binne die volgende paar dae weer terug wees op die lug. Die uitsetkrag van hierdie bakens sal van die huidige 200 mW na 100 mW verminder word en die die nuwe kodering sal die uitsetkrag aankondig. Dit is interessant dat die 200 mW 160m baken meeste van die tyd gedurende die nagtelike ure in Afdeling 6 gehoor kon word en dat die beste DX-rapport van 9J2BO ontvang is. RST 559 rapporte vir die 80m baken is alreeds uit Afdeling 5 ontvang.

Die ZS1J/B baken op 28,2025 MHz sal onveranderd bly met 5 W in 'n omnidireksionele antenna. Hierdie baken was vanaf 1977 in Natal bedryf met roepsein ZS5VHF totdat dit in 1993 na die Suid-Kaap verskuif is. Die teruggekaatse sein van hierdie baken kan dikwels met 'n rigstraler wat reg Noord kyk, gehoor word.

Seinrapporte kan per e-pos gestuur word aan whitewebbs@freemail.absa.co.za.

(Berig verskaf deur Roger ZS1J).

DIE FCC STEL BESONDERHEDE VRY OOR 5 MHz, 136 kHz AND 2400-2402 MHz VOORSTELLE

Die FCC het in 'n Publieke Kennisgewing wat op 9 Mei vrygestel is bekend gemaak dat hulle 'n nuwe, sekondêre, huishoudelike (CSA alleenlik) toekenning

van 5,25 tot 5,4 MHz en 'n nuwe LF-toekenning van 135,7 tot 137,8 voorstel en dat die status van amateurradio by 2400 tot 2402 MHz van sekondêr tot primêr verhoog word. Indien dit uiteindelik goedgekeur word sal die 5 MHz band die eerste nuwe HF-toekenning sedert die vroeë 1980's wees toe amateurs die 30, 17 en 12m-bande verkry het. Die LF-toekenning sal die eerste ooit vir VSA-amateurs wees.

SATV EKSPERIMENTE

Vrydagaande kom 'n klompie Stadige Aftas TV-entoesiaste vanaf 19:30 in en om Pretoria bymekaar op die Magalies Radioamateurklubherhaler op 145,750 MHz om te eksperimenteer met SATV-uitsendings en -ontvangs. Hierdie is 'n uitnodiging aan amateurs om te kom deelneem. Om uit te vind hoe om op hierdie modus aktief te raak en kom vra wat u wil weet tussen uitsendings en u sal van raad bedien word. U is baie welkom om by die span aan te sluit, en hierdie aangename deel van die stokperdjie saam met hulle te geniet.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en in die Pretoriagebied op 145,750 MHz te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX